SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 21 JUNIE 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE 2020 SARL-TOPBAND QSO-PARTYTJIE EINDIG MAANDAG

WAT IS DIE IARU VIDEO

en

40 MHZ (8 METER) AKTIWITEIT IN EUROPA

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.

DIE 2020 SARL-TOPBAND QSO-PARTYTJIE EINDIG MAANDAG

Die Top Band QSO-Partytjie eindig om 00:00 UTC op Maandag 22 Junie, dus gebruik die laaste paar uur om daardie QSOs vir die SARL Top Band Sertifikaat te kry en die aantal ruitvierkante wat jy op 160 meter gewerk het, te vergroot. Dit is GG en foon en die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou provinsiale of lands afkorting. Dien jou logstaat in op 29 Junie 2020 per e-pos aan contest@sarl.org.za.

WAT IS DIE IARU VIDEO

Die video 'Wat is IARU?' is nou beskikbaar op die IARU Streek 2-webwerf. IARU Streek 2 sê, "Hierdie video verduidelik die missie en rolle van IARU om frekwensies vir amateur radio regoor die wêreld voor te stel, te ontwikkel en te verdedig. Dit verduidelik ook die streeksorganisasies en die kritieke rolle van die 160+ Lidverenigings. "

Die Engelse aanbieding is ontwikkel deur die IARU Administratiewe Komitee en is in Oktober 2019 in Lima goedgekeur. Die vertaling na Spaans en albei 3-minuut-videos is vervaardig deur Carlos Beviglia, LU1BCE (Direkteur van Streek 2 - streek G) en Fernando Gomez Rojas, LU1ARG. Hierdie video's is beskikbaar in MP4-formaat op die onderstaande skakel in beide Engels en Spaans.

Lidverenigings en radioklubs word aangemoedig om hierdie video's te gebruik om die rol en missie van die IARU aan amateurs, reguleerders en enige ander belangstellendes te verduidelik. Kyk na die video op https://www.iaru-r2.org/en/reference/resources-for-member-sociations/what-is-iaru/

DIE 2020 IARU HF KAMPIOENSKAPPE

Die doel van die IARU HF Kampioenskappe is om soveel kontakte as moontlik te maak met soveel ander amateurs, veral die IARU Lid vereniging hoofkwartier stasies oor die hele wêreld met GG en foon op 160, 80, 40, 20, 15 en 10 meter bande. Die kompetisie strek vanaf 12:00 UTC op Saterdag 11 Julie tot 11:59 UTC op Sondag 12 Julie en beide enkel en multi-operateur stasies kan die hele 24-uur-periode bedryf word.

Die IARU-Lidvereniging hoofkwartier stasie soos ZS95SARL, stuur 'n sein verslag en die amptelike afkorting van die IARU-Lidvereniging, soos gelys op die IARU-webwerf by www.iaru.org/member-sociations.html. Die IARU Internasionale Sekretariaat klub stasie NU1AW tel as 'n hoofkwartier stasie en stuur "IARU." Lede van die IARU-Administratiewe Raad en die drie IARU Streeks Uitvoerende Komitees stuur "AC", "R1," "R2," en "R3" waar toepaslik. Alle ander operateurs stuur 'n sein verslag en hul ITU-sone aan, vir Suid-Afrika is dit ITU Sone 57. Vir elke geldige QSO moet 'n volledige uitruiling aangeteken word. Die logstate moet om 12:00 UTC op Vrydag 17 Julie 2020 ingedien word.

Span SARL is op soek na operateurs vir ZS95SARL op 11 en 12 Julie. Kontak Geoff, ZS6C by contest@sarl.org.za om 'n band/modus tydgleuf vir die kompetisie te bespreek. Jy sal die reëls vind by www.arrl.org/iaru-hf-world-championship

DIE 2020 INTERNASIONALE VUURTORING EN LIGSKIP NAWEEK

Die 2020 ILLW-byeenkoms vind oor die naweek van 22 en 23 Augustus plaas, 'n week later as gewoonlik om botsing te voorkom met spesiale geleenthede ter viering van die 75ste herdenking van die beëindiging van die oorlog in die Stille Oseaan tydens die Tweede Wêreldoorlog. Besoek https://illw.net/ om jou vuurtoring vir hierdie geleentheid te registreer. Daar is ongeveer 48 vuurtorings langs die kus om te aktiveer.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

40 MHZ (8 METER) AKTIWITEIT IN EUROPA

Vroeër in Junie het die eerste kontak op die nuwe 40 MHz of 8 meter band tussen Slowenië en Litaue plaasgevind. Dit is nou vinnig gevolg deur die eerste kontak op 40 MHz tussen Slowenië en Ierland.

S50B in Slowenië het op Maandag 15 Junie 2020 daarin geslaag om EI4GNB te kontak naby Dublin, Ierland vir nog 'n eerste op die 8 meter band. Dit beteken nou dat al drie die Europese lande wat aktief is op die band daarin geslaag het om mekaar in 2020 te werk. Die Sporadiese-E-kontak tussen S50B en EI4GNB is voltooi op die FT8-, FT4- en JT65-modus, sowel as op ESB waar 5/5 verslae vir albei uitgeruil. Die afstand was net minder as 1 660 km.

Daar word nou gehoop dat meer radio amateurs in ander lande toestemming sal kry van hul onderskeie lisensie-owerhede om op 40 MHz te werk. Suid-Afrika

het ’n toekenning van 40,675 tot 40,685 MHz met 10 W ERP vir ZR- en ZS-lisensiehouers. Jy kan die volledige verslag lees by

https://ei7gl.blogspot.com/2020/06/first-contact-between-ireland-slovenia.html

AMATEUR RADIO BESPREEK TYDENS CEPT-VERGADERING

Die Internasionale Amateur Radio Unie Streek 1 berig die 96ste virtuele vergadering van die Europese Konferensie vir Pos- en Telekommunikasie-administrasies (CEPT) se werkgroep vir frekwensiebestuur (FMWG) het van 8 tot 12 Junie plaasgevind en het verskeie amateur radio aangeleenthede afgehandel.

Die Europese algemene toekenningstabel (ECA) is hersien, wat gelei het tot ’n hersiene weergawe vir konsultasie met belanghebbendes. Die IARU kon die 241 - 250 GHz-band inskrywing wysig om foute reg te stel. Die stand van die 50 - 52 MHz-band in CEPT-lande is ook opgedateer om WRC-19-besluite in ag te neem. Verlede jaar het die Oekraïne versoek dat dit opgeneem word in CEPT ECC-aanbeveling T/R 61-02, die aanbeveling wat die geharmoniseerde sertifikaat vir amateur radio-eksamens (HAREC) omskryf en daar is ooreengekom.

Roemenië het die FMWG-voorsitter gekontak oor die moontlikheid om elektroniese lisensies vir amateur radio lisensies in te stel. Hierdie idee is aan die Radio Amateur Forumgroep van CEPT oorgedra vir verdere bespreking en moontlike optrede.

Die vergadering het ook die ontwikkeling van ’n regulatoriese raamwerk vir draadlose krag oordrag (WPT) bespreek en die deelnemers het saamgestem dat die CEPT Spektrumingenieurswese Werkgroep moet voortgaan om die volledige reeks WPT-toepassings en -emissies te bestudeer en dat geen regulatoriese stappe gedoen sou word tot daardie werk nie voltooi is.

RUSSIESE/OEKRAÏENS RADIO-OORLOG VERSPREI

Tom, DF5JL, die DARC en Streek 1 HF-bestuurder berig dat die Russiese/Oekraïnse radio oorlog op 7 055 kHz (LSB) ’n nuwe vlak bereik het - onlangs is frekwensie veranderings na 7050 en 7060 kHz LSB verskeie kere aangemeld. Sou hierdie frekwensie verandering ooit op 7 080 kHz LSB plaasvind, sal die hele FT8-verkeer op 7 074 kHz HSB, ten minste in Sentraal-Europa, baie geraak word, berig Daniel Moeller, DL3RTL, hoof van die DARC-moniteringstelsel, in die Julie-uitgawe van CQ-DL. ’n Dag voordat die tydskrif uitgegee is, het hierdie radio oorlog, wat al jare woed, die hele aand op 7 055 en 7 100 kHz plaasgevind.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang

DX openinge op die 20 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Tot 00:00 UTC 22 Junie - die SARL Top Band QSO-partytjie

30 Junie - Wêreld Asteroïede dag

4 Julie - die SARL Newbie partytjie

5 Julie - die ZS5 Naelloop

11 Julie - die RaDAR Uitdaging

11 en 12 Julie - die IARU HF Kampioenskappe

15 Julie - die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die Top Band QSO-Partytjie eindig om 00:00 UTC op Maandag 22 Junie, dus gebruik die laaste paar uur om daardie QSOs vir die SARL Top Band Sertifikaat te kry en die aantal ruitvierkante wat jy op 160 meter gewerk het, te vergroot. Dit is GG en foon en die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou provinsiale of lands afkorting. Dien jou logstaat in op 29 Junie 2020 per e-pos aan contest@ sarl.org.za.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.